# Vervul, o Heer, my hart

Ver - vul, o Heer, my hart met stil-le wy - ding

waar ek her-denk die diep-te van u ly - ding,

hoe U daar aan die kruis vir my ge - sterf het;

my heil ver - werf het.

391

2

O Heiland, U't gely vir ons versoening;
by God bring U
vir al ons skuld voldoening;
die saligheid is deur u lydensbeker
vir ons verseker.

1 2 3 4 5 6

X Lied :

3

Ek sien U, Heer -
die Lam van God, onskuldig -
Tot in die dood gehoorsaam
en geduldig.
O Liefde, ek aanskou in al u wonde
die vloek van sonde!

4

U lyding breek
my trotse hart en rede;
dit buig my neer,
en skep in my u vrede;
dit bring die heil wat my,
Gods teëstander,
tot vriend verander.

5

Net deur u offer
word ons skuld vergewe!
Sou ek dan na my eie wil nog lewe?
Sou ek nie, Heer, waar U
so swaar moes ly nie,
my hart U wy nie?

6

As ek beangs en skuldig voor U bewe,
dan laat u kruis, o Heer,
my hoop herlewe.
Aan U, o Heiland, Leidsman,
Vors van vrede,
my dankgebede.